SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 29 FEBRUARIE 2004

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid- Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

As 'n proefneming om beter dekking te probeer verkry sal die bulletin ook op 10,130 MHz so gereëld as moontlik herlei word.
Ontvangsrapporte oor die uitsending op hierdie frekwensie sal waardeer word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

STIL SLEUTEL

Dit is met leedwese dat die afsterwe van Barney Blomhof. ZS6BFB, aangekondig word. Barney is op 18 Februarie in die ouderdom van 81 jaar na 'n hartaanval oorlede. Hy laat 'n dogter en seun na.
Ons innige meegevoel aan sy familie en vriende.

(POUSE)

In die nuus vandag:

STIGTINGSVERGADERING VAN 'n DIVISIE 1 FORUM

SKA OP DIE VOORGROND IN INTEGNET VANAAND

ONTDEK AMATEURRADIO

SARL-KOMPETISIES

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL se webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio op die webwerf van die SARL te plaas by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL en die nuus volg in besonderhede.

STIGTINGSVERGADERING VAN 'n DIVISIE 1 FORUM

Op Saterdag 6 Maart kom verteenwoordigers van al die klubs in Div 1 bymekaar met die oogmerk om 'n Divisie 1 Forum te stig.

Die doel van hierdie forum sal wees die bevordering van die SARL in Divisie 1, bevordering van amateurradiofassette in Divisie 1 en om 'n oorkoepelende liggaam daar te stel om samewerking tussen die verskillende klubs te bevorder.

Die stigtingsvergadering word gehou om 11:00 op Saterdag 6 Maart te Swellendam. Amptelike uitnodigings om dié stigtingsvergadering by te woon, is aan al die klubs gerig. Alle ander belangstellende amateurs is welkom om ook die vergadering by te woon.

Indien u meer besonderhede verlang, word u vriendelik versoek om een van die genomineerde kandidate vir Raadslede te kontak.
Kontakbesonderhede aangaande die persone is op die SARL SE webblad beskibaar.

SKA OP DIE VOORGROND IN INTEGNET VANAAND

SKA is die akroniem vir "Square Kilometre Array," 'n massiewe radioteleskoop wat ontwerp is om die gasagtige komponent van die vroeë heelal te ondersoek. Die soektog is aan die gang om die regte ligging te vind vir die opstelling. Die Noordkaap is genoem as een van die moontlike gebiede en is onlangs deur 'n groep internasionale kundiges besoek wat 'n week in Suid-Afrika gespandeer het om die verskillende ondersteunende infrastrukture wat Suid-Afrika aanbied te evalueer. Die staat het Dr Bernie Fanaroff as projekbestuurder aangestel as leier van die groep wat 'n aanbod moet maak.

Sou die projek aan Suid-Afrika toegeken word, sal dit realistiese en globale besigheidsgeleenthede aan die konstruksie-, verdedigings-, sagteware-, kommunikasie-, elektronika- en staalindustrieë skep.

Die SKA-projek sal vanaand gedurende Integnet op die voorgrond gebring word met gassprekers Dr Bernie Fanaroff en Neel Smuts. Dr Fanaroff sal die projek in besonderhede verduidelik terwyl Neel Smuts oor 'n projek oor hoe om die hoeveelheid radiobesoedeling in die drie voorgestelde liggings te bepaal, sal praat. Neel het SARLNUUS meegedeel dat geleenthede vir radioamateurs sal wees om 'n belangrike bydrae te lewer. Vind vanaand meer uit.

Die SARL integnet is vanaand, Sondag 29 Februarie om 20:00 op baie lokale herhalers en op 3715 kHz op die lug.

Klubs wat hul herhaler aan die net wil verbind moet voor middag vandag 'n e-pos stuur aan armi@sarl.org.za met vermelding van die telefoonnommer wat gekoppel moet word. Koppelings via Echolink sal ook moontlik wees.

ONTDEK AMATEURRADIO

Die Muddlers Net en die Southern African Antique Wireless Association (SAAWA), in samewerking met die SARL, nooi alle amateurs en belangstellende persone uit na 'n dag van statiese uitstallings, op-die-lug demonstrasies en en praatjies oor amateurradio en verwante toerusting en onderwerpe op Saterdag 20 Maart by die Nasionale Amateurradiosentrum (NARS), te Radiokop, Johannesburg.

Lede van SAAWA sal van die ouer radiotoerusting ten toon stel.

'n Aantal hoogs gekwalifiseerde met baie ondervinding sal hul jongste idees en ontwerpe tydens hierdie gebeurtenis bekend stel.

Onderwerpe sal verskeie geskiedkundige ontwikkelings in radio- ontwerp, huidige ontwerpe en konstruksie van radios en antennas insluit.

'n Besonder interessante aanbieding sal gaan oor die teorie en DIE stroombaan vir 'n geraasdemper. Meeste amateurs ly onder onder elektroniese geraas in die hok, veroorsaak deur skakelmoduskragbronne. Die geruisdemper is in staat om hierdie ongewenste seine met ontvangs uit te kanselleer.

Aanbiedings sal om 09:00 'n aanvang neem. Koeldrank en ligte verversings sal beskikbaar wees.

Besonderhede en tye van toekomstige aanbiedings sal deur middel van SARL-nuusbulletins bekend gemaak word.

Indien u enige navrae het, kontak Alan, ZS6BIK, by 011 678 2887 of dmv. e-pos aan zs1fg@telkomsa.net.

SARL-KOMPETISIES

Die eerste been van die SARL BHF/UHF-kompetisie vind oor die naweek van 20 en 21 Maart plaas en begin om 12:00 SAT op die Saterdag en eindig 24 uur later. Dit is oop vir foon- en gelykgolfwerking op 6, 4 en 2 meter en 70 en 23 cm.

Op Donderdag 1 April sal die eerste been van die 80 meter QSO- geselligheid op die lug wees, dit begin om 19:00. Dit is slegs 'n foonkompetisie.

Op Sondag 11 April sal die SARL HAMNET 40 meter gesimuleerde noodkompetisie vanaf 14:00 to 16:00 op die lug wees.

Die reëls vir al die kompetisies is beskikbaar op die SARL se webwerf nl. www.sarl.org.za. Daar is ook kompetisiesagteware vir die BHF/UHF-kompetisie op die webwerf beskikbaar.

KOMPETISIELOGSTATE

Deelnemers aan kompetisies word herinner dat die sluitingsdatum vir logstate vir die eerste been van die SARL se HF-velddag wat op 14 en 15 Februarie gehou is, is 1 Maart. Die korrekte posadres vir die logstate is SARL HK, Posbus 1721, Strubensvallei, 1735.
Merk asseblief die koeverte met die kompetisienaam en roepsein gebruik. Logstate kan ook gefaks word aan 011-675-2793. Weereens merk die boodskap met die kompetisienaam en jou roepsein. As die logstate per e-pos versend word gebruik asseblief die korrekte e- posadres wat contests@sarl.org.za is. Maak seker van die spelling - dit is c o n t e s t s @ sarl.org.za.

LOGSTATE VIR PEARS NASIONALE BHF/UHF WEDSTRYD

Van die logs vir die bogenoemde wedstryd word nog deur die wedstrydkomitee by die Port Elizabeth Amateurradiovereniging ingewag.

Die adres van die PEARS webwerf, aan wie etlike deelnemers hul logs probeer oorsend het, kan nie die boodskappe ontvang nie.
Alle deelnemers wat nog hul logs wil indien moet hulle asseblief aan glaaks@iafrica.com stuur, en hulle sal aan die regte persone afgelewer word.

Die sluitingsdatum is intussen uitgestel, en PEARS hoop dat hulle nog etlike nuwe logs sal ontvang.

SARL KINDERDAG

Die eerste SARL Kinderdag vir 2004 is op Saterdag 14 Februarie
gehou. Border Radioklub, die Overberg-, Bloemfontein-, Sandton- en Oosrand-ARK's het stasies bedryf sodat jongmense amateurradio kon geniet. 'n Groot woord van dank aan al die radioamateurs wat by die aktiwiteit betrokke was.

SONAKTIWITEIT

Tad Cook, K7RA, van Seattle, Washington het gerapporteer dat 'n groot sonvlek gedurende die afgelope week tevoorskyn gekom het.
Op 21 Februarie het sonvlek 564 begin om aan die oostelike rand van die sigbare sonskyf te verskyn. Teen die 23ste was dit 5 keer groter as die aarde. Die sonvlek het oor die boonste halfrond van die son beweeg, dit was dus nooit direk op die aarde gerig nie maar was op 25 Februarie die sterkste na ons gerig.

Gemiddelde daaglikse sonvleksyfers was die afgelope week effens hoër as die vorige week. Gemiddelde sonvloed was laer met 0,2 punte. Sonaktiwiteit styg en sonvloed behoort 'n piek van rondom 130 tussen 28 Februarie en 1 Maart te bereik. 'n Sonvlek is tans besig om aan die anderkant van die son te vorm en dit mag 'n geringe toename in sonvloed by ongeveer 8 Maart tot gevolg te hê.

Geomagnetiese toestande was die afgelope week baie stil. Sonvlek 563 het op die 26ste twee sonfakkels vrygestel. Dit word verwag dat dat die aarde 'n sonwindstroom op 29 Februarie of 1 Maart sal ondervind. Planetêre A indeks voorspellings vir 27 Februarie tot 2 Maart is 12, 12, 15, 20 en 20.

Sonvleksyfers vir 19 tot 25 Februarie was 33, 34, 52, 58, 68, 85 en 107, met 'n gemiddelde van 62,4. Die 10,7 cm vloed was 96,4, 95,4, 98,2, 103,9, 104,3, 105,5 en 118,5, met 'n gemiddelde van 103,2. Verwagte planetêre A indekse was 5, 4, 7, 8, 8, 11 en 8, met 'n gemiddelde van 7,3.

Hierdie nuusberig is uit die ARRL nuusbrief verkort.

AKTIWITEITE OM AAN DEEL TE NEEM

Die SARL nooi u om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 815, 9 750 en 7 082 kHz en 145,625 MHz in die Oos Londen-, 145,650 in die Durban-, 145,750 MHz in die Pretoria- en 438,800 MHz in die Sandtongebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Die President se Net sal vandag, Sondag 29 Februarie om 12:00 SAT op die lug wees. Die net sal aktief wees op 20, 30 en 40 meter met herleidings na verskeie tweemeter herhalers. Ons benodig nog herleistasies in Pretoria, Limpopo en Durban. As jy kan help kontak vir Peter ZS6PHD met e-posadres zs6phd@mweb.co.za

Ok vandag, 29 Februarie, maar om 20:00 vanaand - die Integnet oor SKA. Saterdag 6 Maart - Stigtingsvergadering van Divisie 1 Forum in Swellendam; 20 tot 21 Maart - Die BHF/UHF kompetisie; 20 Maart - Ontdek amateurradio by die NARS; Donderdag 1 April die eerste 80-meter QSO-Party om 19:00 SAT; Sondag 11 April die SARL HAMNET 40-meter gesimuleerde noodkompetisie van 14:00 tot 16:00 SAT.

Dit bring ons dan aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is deur George, ZS6NE, en gelees deur …….. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

U het geluister na ZS6SRL en baie dankie dat u by ons aangesluit het. Dankie ook aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX